SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 28 OKTOBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika hier, met die weeklikse nusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat die Boland Amateurradioklub die amateurgemeenskap moet inlig oor die afsterwe van, ZS1KL, - KARL LANGER, aan 'n masiewe hartaanval op 8 Oktober 2001.

Innige simpatie word oorgedra aan sy vrou, SANDRA & twee kinders, BENNY & MIRA, plus sy ouer suster, LEZ. (Spreek uit 'LEESE').

KARL was 'n vurige versamelaar van militêre radiotoerusting uit Wêreldoorlog II .Hy was ook die "Hoof figuur" agter die verskuiwing van die oorspronklike SALM-museum se radiouitstalling en versameling te Ysterplaat. - Hy sal gemis word deur baie, as gevolg van sy belangstelling in die humanitêre aspek agter die verloop van die geskiedenis wat hom in kontak gebring het met baie mense regoor die wêreld.

POUSE.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

NOMINASIES VIR RAADSLEDE EN MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

ITU RADIOKOMMUNIKASIESTUDIEGROEPE GAAN VOORT MET BESPREKING OOR 7 MHz BAND

HET U U SARL LEDEGELD BETAAL?

SARL 2001 HF FOONWEDSTRYDUITSLAE

NOMINASIES INGEWAG VIR RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

NOMINASIES VIR RAADSLEDE EN MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

Die volgende Algemene Jaarvergadering van die SARL op 20 April 2002 gehou word en ter voorbereiding van die gebeurtenis word nominasies en mosies ingewag.

Daar is tans 6 vakatures op die Raad en ooreenkomstig Reël 16.2 word nominasies gevra van lede van die SARL om die vakatures te vul. Indien meer as 6 nominasies ontvang word, sal 'n stemming gehou word.

Elke nominasie moet die volgende insluit:

1. Volle name, roepsein en adres van die genomineerde.
2. 'n Amateurverwante CV van hoogstens 200 woorde.
3. 'n Ondertekende deklarasie van die genomineerde dat hy/sy die nominasie sal aanvaar en op die Raad van die SARL sal dien indien verkies.
4. Elke nominasie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees.
5. Alleenlik volopbetaalde lede (Reël 16.3) van die SARL mag genomineer word, voorstel en sekondeer.

Die nominasies moet die Sekretaris nie later nie as 30 November bereik.

Mosies vir voorlegging aan en bespreking by die Algemene Jaarvergadering van die SARL word vanaf lede ingewag.

Elke mosie moet die volgende bevat:

1. 'n Duidelike beskrywing van die mosie.
2. 'n Motivering ter ondersteuning van die mosie.
3. Elke mosie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees.

Die mosies moet die Sekretaris nie later as 14 Desember 2001 bereik nie.

Die nominasies sowel as die mosies moet geadresseer word aan Die Sekretaris, SARL en gepos word aan Posbus 101 465, Scottsville, 3209 of gefaks word aan 033 260 5586. Ander kontakbesonderhede is: Tel 033 260 5952 en e-pos zs5kd@futurenet.co.za.

ITU RADIOKOMMUNIKASIESTUDIEGROEPE GAAN VOORT MET BESPREKING OOR 7 MHz BAND

Gedurende September het ITU-R werkgroepe voortgegaan met hul bespreking van WRC agenda item 1.36 wat gaan oor frekwensietoekennings aan uitsaaiers in die 4  10 MHz spektrum. Dit is vir dekades al duidelik dat spektrum beskikbaar aan uitsaaiers tussen 4 en 10 MHz onvoldoende is. Die bande op tot 2000 kHz is ideaal geskik vir kort- tot mediumafstanddekking gedurende daglig en word ook benodig vir ondersteuning aan langafstanddienste gedurende die nag.

In die 4  10 MHz debat is ook die geval van harmonisering van die 7 MHz amateurradiospektrum deur 300 kHz wêreldwyd aan amateurs beskikbaar te maak. Terwyl die IARU 7000  7300 kHz probeer bevorder, is daar verskeie ander voorstelle soos 'n gemeenskaplike venster van 7100  7150 kHz en addisionele toekennings vir streke rondam 6900 kHz. Ander voorstelle is ten gunste van 6900  7200 kHz. Die VSA staan daarby om hul huidige 7000  7300 toekenning te behou maar lande in streke 1 en 3 stem nie daarmee saam nie.

Intensiewe voorbrand sal voortgaan. Die SARL het onlangs die IARU dokument met OKOSA bespreek in 'n poging om Afika se ondersteuning te werf vir die

7000    7300 kHz voorstel.

Die debat sal vir geruime tyd voortgaan. Dit dui weereens op die kwessie “of nasionale verenigings die ondersteuning van radioamateurs in hulle land het?”. Indien hul lidmaatskap baie groter was sou hulle baie meer spierkrag hê. Die huidige status skep die indruk dat daar ’n groot groep radioamateurs in die wêreld is wat nie regtig omgee nie en om oor beuselagtige redes nie by hul nasionale vereniging aansluit nie. Suid-Afrika is nie uitgesluit uit hierdie gebrek aan ondersteuning sindroom nie. Is dit nie tyd dat diegene buite die SARL nou aansluit en hul gewig agter die organisasie ingooi nie? Die jaarlikse fooi is klein in vergelyking met die belegging wat radioamateurs gemaak het in terme van toerusting en tyd. Besoek die SARL se webwerf www.sarl.org.za vir besonderhede oor hoe om aan te sluit of skakel 011 675 2393 gedurende kantoorure op weeksdae. Dit is in u eie belang.

HET U U SARL LEDEGELD BETAAL?

Hernuwingskennisgewings is aan al die lede van die SARL uitgestuur maar nie al die lede het hernu nie en dit is ’n bekommernis vir die SARL. Verskeie lede is gevra of hulle al hernu het en dan antwoord hulle :EK DINK EK HET . Verskeie vind ook uit dat hulle vergeet het. Ons vra dat u asb vasstel of u u ledegeld opbetaal het. Ons benodig u as ’n lid en ons wil nie hê dat u u verbintenis met die SARL verbreek nie. U is almal waardevolle lede van die SARL, so gaan asb u bankdepositos, tjeks ens na om vas te stel of u werklik betaal het. Baie dankie. Indien u wel nagelaat het om te hernu vertrou ons dat u onmiddelik sal hernu. Onthou “eendrag maak mag” en die SARL benodig u as ’n lid.

SARL 2001 HF FOONWEDSTRYDUITSLAE

Tjerk Lammers, ZS6P, SARL Wedstryd en Toekenningsbestuurder maak die volgende bekend:

“Hans Kappetijn, ZS6KR, van die Pretoriase Amateurradioklub het vir die derde keer in  n ry geseëvier. Mickey Esterhuysen, ZS5QB, het die Midlandsklubstasie, ZS5PMB, in die tweede plek geplaas, met Gary Potgieter, ZS5NK, van Highway kort op sy hakke. Bernie van der Walt, ZS4TX, van Bloemfontein het die enkelbandafdeling op 40 m oorheers.

Onder die voorlopers het ZS1EL, ZS4TX, en ZS5PMB foutvrye logs ingestuur.  n Paar van die hoë aansprake is erg verminder weens foute en ongemerkte duplikaatkontakte.

Die wedstryduitslae sal die deelnemers se kommentare insluit.
Hulle maak die wedstryd heelwat meer interessant. Moet dus nie die uitslae, wat binnekort in Radio ZS verskyn, misloop nie!

Uitslae van die klubkompetisie sal saam met die kodetellings aangekondig word, omdat hierdie tellings ook in ag geneem moet word .

NOMINASIES INGEWAG VIR RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS

Nominasies word van klubs en indiwiduele amateurs ingewag vir die Radioamateur van die Jaar toekennings. Die toekennings word deur Siemens en die Suid-Afrikaanse Amateurradio Ontwikkelingstrust geborg en word in twee kategorieë toegeken nl. Radioamateur van die Jaar en Jong Radioamateur van die Jaar. Die eerste is 'n oop kategorie terwyl die tweede beperk is tot persone onder die ouderdom van 25 jaar. Elke ontvanger sal R1000 sowel as 'n sertifikaat ontvang.

Die toekennings word gemaak ter erkenning vir 'n belangrike bydrae gemaak aan amateurradio en nie vir persoonlike prestasies soos vir DXCC of bedryfstoekennings nie. Die bydrae tot amateurradio moet op 'n tegniese of promosievlak wees.

Nominasievorms is beskikbaar op die SARL se webwerf of kan aangevra word deur e-pos te stuur aan armi@intekom.co.za of 'n faks aan 012 991 5651. Die sluitingsdatum vir nominasies is 15 November.

RADIO SONDER GRENSE SAAI OP 11 NOVEMBER 2001 DIE JAARLIKSE HERDENKINGSDIENS UIT.

Radio Sonder Grense saai op 11 November 2001 die jaarlikse Herdenkingsdiens uit ter huldiging van al die radioamateurs wat in die Wêreld-oorloë en ook in diens van Suid-Afrika gesterf het. Die diens word om 10:45 deur ds. Lendes de Villiers, ZS6LLV, gelei. Ons versoek alle radioamateurs om gedurende die uitsending radiostilte te handhaaf.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga bedank Radio Sonder Grense andermaal vir hulle vriendelike gebaar om die Herdenkingsdiens vir ons radioamateurs uit te saai.

BEDANKING VAN HK ADMINISTRATEUR

Dit is met spyt dat die SARL aankondig dat die administrateur by hoofkantoor, me Veronica Lewis, bedank het. Veronica se bedanking is om persoonlike redes en haar laaste werksdag is Woensdag 31 Oktober. Die raad het reeds die nodige stappe gedoen om te sorg dat die diens aan lede nie onderbreek word nie. Besonderhede oor die nuwe administrateur sal in volgende week se bulletin aangekondig word.

OKTOBER RAE

Die RAE op Donderdag 25 Oktober het glad verloop. Al die vraestelle behoort teen komende Woensdag die eksaminator te bereik waarna met die nasien en moderering begin sal word. Die uitslag sal so spoedig moontlik op die SARL webwerf verskyn en kandidate sal per pos in kennis gestel word. Geen uitslae sal telefonies verskaf word nie.

Rassie, ZS1YT, die hoofeksamenbeampte bedank graag al die toesighouers en assistente wat betrokke was by die 16 sentrums regoor Suid-Afrika vir hulle bydrae tot die gladde verloop van die RAE.

Luister na SARLNUUS volgende Sondag vir enige inligting oor die uitslag van die eksamen.

JARIA

JARIA- Jeug vir AmateurRadio in Afrika sal op Woensdag 14 November tussen 13:30 en 15:00 vanaf die IARU-standplaas by die ITU Telekom Afrika 2001 plaasvind. Klubs word uitgenooi om deel te neem en amateurradio na 'n lokale skool te neem. 'n Integnettipe koppeling sal bewerkstellig word sodat kommunikasie op beide HF en BHF moontlik sal wees.

Registreer 'n skool so gou as moontlik deur besonderhede te stuur aan ARISAS@intekom.co.za.

Meer besonderhede sal in direkte e-posse aan deelnemende klubs en in volgende week se bulletins verskaf word.

PORT ELIZABETH BHF BAKENS TERUG OP DIE LUG

Die twee BHF bakens in Port Elizabeth is weereens op die lug nadat dit groot opknapping ondergaan het.

Die 14 jaaroue ZS2SIX baken op 50,005 MHz FSK is reeds wêreldwyd gehoor gedurende F2 openinge terwyl ZS2VHF op 144,415 MHz FSK in afdelings 3,4,5 en 6 ontvang was gedurende die vroeë oggende en somtyds ook in die nag. Die bundelwydte van hierdie baken dek 'n gebied wat van noord-oos deur noord tot noord-wes strek en op Port Elizabeth gesentreer is. Albei saai horisontaal gepolariseerde seine uit.

Hierdie twee bakens is uitstekende aanwysers van bandopeninge in die RSA vir voortplantingmodusse soos Tropo, Sporadiese-E, Meteorsprei ens. Die BHF-bakens word deur die Port Elizabeth Amateurradiovereniging geborg en verslae sal baie waardeer word. Kontak asb. Mike, ZS2FM by telno. (041) 581-2425 of Sel 082 654 0623.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE "BIG BROTHER"

'n Spesiale geleentheidstasie sal vanaf Vrydag 26 Oktober tot Sondag 28 Oktober buite die "Big Brother"-huis bedrywig wees asook elke naweek daarna.

Die stasie sal onder die roepsein ZS0BSA, wat vir "Big Brother South Africa", staan op 80, 40, 20, 15, 10 en 2m bedrywig wees.

Indien enigiemand die organiseerder, , Malcolm de Beer, ZS6MAL, wil kontak, doen dit gerus per e-pos aan stercas@global.co.za.

WEEKTOEGANG VIR ITU TELEKOM AFRIKA 2001-10-20

Die SARL het 'n beperkte aantal toegangskaartjies beskikbaar vir die ITU Telekom Afrika uitstalling by Gallagher Estate. Kaartjies kan daagliks tussen 09:00 en 13:00 by die Nasionale Amateurradiosentrum afgehaal word of 'n self-geadresseerde koevert met posseël kan gestuur word aan SARL, Posbus 1721,

STRUBENSVALLEI, 1735. Kaartjies kan ook verkry word deur op die web by www.itu.int/africa2001 te registreer. Registrasie voor 10 November is gratis.

ANTENNAS EN DIE WET

Bespreek nou jou sitplek vir die lesing oor Antennas en die Wet wat deur Tim Ellam, VE6SH, een van die IARU-deskundiges, op Woensdag 14 November om 18:30 vir 19:00 by die NARS aangebied sal word.

Doen besprekings deur e-pos te stuur aan: armi@intekom.co.za of per faks aan: 012 991-5651. Dit sal die organiseerders help met die reëlings en bediening van ligte verversings. Hierdie SARL- gebeurtenis word gratis aangebied.

CENTURION AMATEURRADIOKLUB VLOOIMARK

Centurion Amateurradioklub bied op 1 Desember vanaf 09:00 'n vlooimark aan by hul klubhuis op die hoek van Duncan- en Prospectstrate.

Eetgoed, koeldrank ens sal beskikbaar wees.

Almal is baie welkom.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Ean Retief, ZS1PR, sal vir tyd nie beskikbaar wees nie en tot tyd en wyl 'n plaasvervanger vir hom verkry is sal hierdie item uit toekomstige bulletins weggelaat word. Groot dank aan Ean vir sy waardevolle bydraes in die verlede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnuus@mweb.co.za te stuur met 'n afskrif aan gth@freemail.absa.co.za. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 3750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George ZS6NE en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal. /ex